110

# PSALM 110



Dit het die Heer be-lo -we vir my ko - ning:



"Sit aan my reg - terhand," het Hy ge - spreek,



"en in die stryd behaal jy die oor - win - ning;



Ek sal jou vy - an- de se mag ver - breek."

2.

As God aan u die septer
in die hand gee,
uit Sion, as die teken van u mag,
dan sê die Heer:
"Regeer die vyand daarmee."
U volk staan vir die stryd
gereed en wag.

3.

As u u krag wil monster
op die stryddag,
staan elke krygsman
dagbreek aangetree.
Hul staan daar jonk en sterk
die dag en afwag,
reeds vir die stryd
wat heilig is, geklee.

4.

Die Here sal sy eed
van trou nie t'rugtrek,
u priesterskap sal u vir altyd sier.
As priester sal u dien
soos Melgisedek,
en God se toorn sal u laat seëvier.

5.

Voor hom verdelg Hy
elke ander koning.
Die water uit 'n stroom
sal hom versterk;
hy drink dit langs die pad
na sy oorwinning.
Oorwinnings word vir hom
deur God bewerk.